WIKIPEDIA

# *Homo heidelbergensis*

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

***Homo heidelbergensis*** (soms *Homo rhodesiensis* genoem) is 'n uitgestorwe spesie van die genus *Homo* wat minstens 600 000 jaar gelede in Afrika, Europa en Wes-Asië gewoon het en uit tot 1,3 miljoen jaar gelede kan dateer. Dit het tot sowat 200 000 of 250 000 jaar gelede oorleef.

Die brein van *Homo heidelbergensis* was amper so groot soos dié van die moderne *Homo sapiens*. Dit is baie waarskynlik die voorouer van *Homo sapiens* (in Afrika) en die Neanderdallers (in Europa), en moontlik ook die *Homo denisova* (in Sentraal-Asië). Dit is in 1907 die eerste keer naby Heidelberg, Duitsland, ontdek en is deur die Duitse antropologie-professor Otto Schoetensack beskryf en 'n naam gegee.[1][2][3]

**Inhoud**



***Homo heidelbergensis***

**Tydperk: 0.6–0.4 m. jaar gelede**

**PreЄ Є O S D C P T J K PgN**

**Pleistoseen**



**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Klas: | Mammalia |
| Orde: | Primates |
| Familie: | Hominidae |
| Subfamilie: | Homininae |
| Tribus: | Hominini |
| Genus: | *Homo* |
| Spesie: | ***H. heidelbergensis*** |

**Binomiale naam**

***Homo heidelbergensis***

(Otto Schoetensack, 1908)

## Morfologie en interpretasies



'n Forensiese rekonstruksie van 'n gesig.

Beide *H. antecessor* en *H. heidelbergensis* het moontlik van die morfologies eenderse *H. ergaster* van Afrika afgestam. Omdat *H. heidelbergensis* 'n groter brein (tipies sowat 1 100–1 400 $cm^3$, groter as die gemiddelde 1 350 $cm^3$ van die moderne mens) en meer gevorderde gereedskap en gedrag gehad het, is dit as 'n afsonderlike spesie geklassifiseer. Die mans was sowat 1,75 m lank en het 62 kg geweeg, teenoor die vroue se 1,57 m en 51 kg.[4] Volgens die paleoantropoloog

en argeoloog Lee R. Berger van die Universiteit van die Witwatersrand, is uit verskeie fossiele bene afgelei sommige bevolkings van *H. heidelbergensis* was "reuse" van dikwels oor die 2,13 m wat tussen 500 000 en 300 000 jaar gelede in Suid-Afrika gewoon het.[5]

## Sosiale optrede

Die onlangse ontdekking van 28 skelette in ’n put in Spanje dui daarop dat *H. heidelbergensis* dalk die eerste lede van die genus *Homo* was wat hul dooies begrawe het.[6]

Die argeologie-professor Steven Mithen[7] glo *H. heidelbergensis* het nes sy afstammeling, *H. neanderthalensis*, ’n prototaal gehad waarmee hulle gekommunikeer het. Die morfologie van die buite- en middeloor dui daarop dat hul gehoor, anders as dié van sjimpansees, baie soos die mens s’n was. Hulle kon moontlik tussen baie verskillende klanke onderskei.[8]

Geen vorme van kuns of gesofistikeerde artefakte is nog ontdek nie. Rooi oker, ’n mineraal wat dikwels met ’n rooi pigment gemeng en as verf gebruik is, is egter op ’n terrein in Frankryk gevind.

## Fossiele

Fossiele van *H. heidelbergensis* wat ontdek is, sluit in:

- Madam Buya (of *Homo erectus*)
- Bodo (of *Homo erectus*)
- Heidelberg-mens
- Boxgrove-mens
- Miguelón
- Swanscombe-mens
- Arago 21
- Steinheim-skedel
- Petralona 1



’n Rekonstruksie van *Homo heidelbergensis*.

## Verwysings


1. "Homo heidelbergensis" (http://www.nhm.ac.uk/nature-online/life/human-origins/early-human-family/homo-heidelbergensis/index.html) (in Engels). Natural History Museum, London. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20150720155606/http://www.nhm.ac.uk/nature-online/life/human-origins/early-human-family/homo-heidelbergensis/index.html) vanaf die oorspronklike op 20 Julie 2015. Besoek op 18 Maart 2013.
2. "Homo heidelbergensis : Evolutionary Tree information" (http://humanorigins.si.edu/evidence/human-fossils/species/homo-heidelbergensis) (in Engels). Smithsonian National Museum of Natural History. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200430135956/http://humanorigins.si.edu/evidence/human-fossils/species/homo-heidelbergensis) vanaf die oorspronklike op 30 April 2020. Besoek op 18 Maart 2013.
3. (2009) “Is *Homo heidelbergensis* a distinct species? New insight on the Mauer mandible”. *Journal of Human Evolution* **56** (3): 219–46. doi:10.1016/j.jhevol.2008.12.006 (https://dx.doi.org/10.1016/j.jhevol.2008.12.006).
4. "Evolution of Modern Humans: Homo heidelbergensis" (http://anthro.palomar.edu/homo2/mod_homo_1.htm). Behavioral Sciences Department, Palomar College. Besoek op 1 Desember 2012.
5. Burger, Lee (November 2007). "Our Story: Human Ancestor Fossils" (http://www.thenakedscientists.com/HTML/content/interviews/interview/833/) (in Engels). The Naked

Scientists. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20150428012549/http://www.thenakedscientists.com:80/HTML/content/interviews/interview/833/) vanaf die oorspronklike op 28 April 2015.

6. The Mystery of the Pit of Bones, Atapuerca, Spain: Species Homo heidelbergensis. (http://humanorigins.si.edu/resources/whats-hot/mystery-pit-bones-atapuerca-spain) Smithsonian Institution. Besoek op 15 Desember 2011.
7. Mithen, Steven (2006). The Singing Neanderthals, ISBN 978-0-674-02192-1|date=November 2012
8. (2004) “Auditory capacities in Middle Pleistocene humans from the Sierra de Atapuerca in Spain”. *Proceedings of the National Academy of Sciences* **101** (27): 9976–81. doi:10.1073/pnas.0403595101 (https://dx.doi.org/10.1073/pnas.0403595101).

# Eksterne skakels

- *Homo heidelbergensis (http://humanorigins.si.edu/evidence/human-fossils/species/homo-heidelbergensis)* – Smithsonian Institution
- 
- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Homo heidelbergensis.
- Wikispecies het meer inligting verwant aan: Homo heidelbergensis
- Hierdie artikel is vertaal uit die Engelse Wikipedia

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Menslike_evolusie&action=edit) **Menslike evolusie**

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| **Taksonomie (Hominini)** | *Orrorin* · *Sahelanthropus* | | | |
| | **Gemeenskaplike voorouers** | Sjimpansee-mens · Gorilla-mens · Orang-oetang-mens · Gibbon-mens | | |
| | **Australopithecus** | *Ardipithecus* · *Kenyanthropus* | | |
| | | *Australopithecus* | *A. afarensis* · *A. africanus* · *A. anamensis* · *A. bahrelghazali* · *A. deyiremeda* · *A. garhi* · *A. sediba* | |
| | | *Paranthropus* | *P. aethiopicus* · *P. boisei* · *P. robustus* | |
| | **Mense en voormense (*Homo*)** | Voormense | *H. habilis* · *H. floresiensis* · *H. gautengensis* · *H. rudolfensis* · *H. tsaichangensis* | |
| | | | *Homo erectus* | *H. ergaster* · *H. e. erectus* · *H. e. georgicus* · *H. e. lantianensis* · *H. e. nankinensis* · *H. e. palaeojavanicus* · *H. e. pekinensis* · *H. e. soloensis* · *H. e. tautavelensis* · *H. e. yuanmouensis* |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| | | Oermense | *H. antecessor* · *H. cepranensis* · *H. denisova* · *H. heidelbergensis* · *H. helmei* · *H. luzonensis* · *H. naledi* · *H. neanderthalensis* · *H. rhodesiensis* | |
| | | Moderne mens | *Homo sapiens* | *H. s. sapiens* (archaïese en moderne mens) · *H. s. idaltu* · Cro-Magnon · Manot-mens · Edelhert-grotmense (?) |
| **Voorouers** | *Homo habilis* → *Homo erectus* (→ *Homo antecessor*)? → archaïese *Homo sapiens* → *Homo sapiens* | | | |
| **Ander artikels** | Menslike evolusie · Menslike voorgeskiedenis · Lys fossiele in die menslike evolusie · Klasiesriviergrotte · Kleinvoet · Mitochondriale Eva · Y-chromosomale Adam · Uit Afrika-teorie | | | |

| | |
|---|---|
| **Normdata** | GND: 4307278-1 (https://d-nb.info/gnd/4307278-1) · LCCN: sh94005979 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh94005979) |